SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 16 JUNIE 2002

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word. Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

REGISTRASIE VAN GELYKGOLFEKSAMINATORS EN -MODERATORS VRYWILLIGERS BENODIG VIR BULLETINVERTALINGS NUWE LEDE TWYFEL OOR DIE WRC 2003 KONFERENSIE ARRL SE AANSOEK IVM DEEL 15 TREK TEENKANTING VAN INDUSTRIE RSGB "FOUNDATION" LISENSIE GEWILD

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradioaangeleenthede. Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

MORSEKODE-EKSAMINATORS VERSOEK OM DRINGEND TE REGISTREER

Hierdie is 'n tweede en dringende beroep op persone wat belangstel om so spoedig moontlik as Morsekode- eksaminators te registreer. Die bestaande gelykgolftoetsers se termyn verstryk aan die einde van hierdie maand, di. 30 Junie 2002. Tensy bestaande/nuwe persone gou registreer, sal die hele stelsel tot stilstand kom. Onthou geen toetsresultate sal geldig wees wat deur ongeregistreerde persone afgeneem word nie. Alle relevante inligting asook aansoekvorms om te registreer, is op die SARL se webwerf beskikbaar of skakel die SARL-kantoor.

VRYWILLIGERS BENODIG VIR BULLETINVERTALINGS

Die weeklikse SARL-bulletins word deur vrywilligers saamgestel. Hulle doen dit deur 'n verskeidenheid van items uit verskillende bronne te komibineer in 'n bulletin wat in Afrikaans en Engels beskikbaar gestel word. Daar is tans net twee vrywilligers en dit maak die saamstel, vertaal en lees van die bulletins 'n swaar werklas. SARL-nuus benodig vrywilligers om die vertaalwerk te doen. Indien u kan vertaal van Afrikaans na Engels of van engels na Afrikaans of albei en indien u 'n e-posadres het en op Vrydae vir vertaling beskibaar kan wees, dan wil ons graag van u hoor. Indien u ons hiermee kan help of bereid is

om te probeer, skakel met Fritz ZS6ASF op 012 997 1114 of op 083 304 0028 of by zs6asf@icon.co.za. Onthou: Die spertyd vir items wat in die Sondagbulletin van die SARL moet verskyn, is 18:00 op die Donderdag. NUWE LEDE

Die volgende persone het die afgelope week by die SARL aangesluit:

ZR5JMC John Michael Chillek ZS1NQ Bryan Marshall ZR6MDK Dirk Malcolm Kriel ZR2ABK Robert M Bosch ZS5CF Colin Ferguson ZS5BBO Edwin Aubrey Musto

Mag u 'n lang en aangename verbintenis met die SARL hê. WRC 2003 KONFERENSIE IN DIE WEEGSKAAL Die ARRL het op Maandag 10 Junie berig dat Venezuela sy uitnodiging vir die Wêreldradiokonferensie (WRC) vir 2003 teruggetrek het. Die plek van die konferensie is nou onseker. Die konferensie was geskeduleer om gehou te word in Caracas gedurende Junie en Julie 2003. Of dit wel gehou kan word op 'n ander plek op die betrokke datums is nog nie bekend nie. Die Venezuelan National Commission of Telecmmunications (CONATEL) het die Sekretaris-general van die Internasionale TelekommunikasieUnie verwittig dat dit nie die WRC-03 sou kon huisves nie en het ekonomiese probleme voorgehou. David Sumner, K1ZZ, wat optree as administratiewe beampte vir die afvaardiging wat die IARU by die konferensie sou verteenwoordig, het gesê: " Beplanning vir 'n konferensie van hierdie grootte en omvang neem gewoonlik twee tot drie jaar. Dit is 'n grootse uitdaging vir ITU-personeel om met 'n potensiële gasheer saam te werk om 'n geskikte fasiliteit te vind vir 'n konferensie wat veronderstel is om binne die volgende jaar te open". Heelparty aangeleenthede wat van belang is vir radio-amateurs is op die agenda van die konferensie, insluitende die hersiening van Artikel 25 van die Internasionale Radioregulasies. Hier word die behoud van die ooreenkoms om bedrewendheid in Morsekode as 'n voorvereiste vir toelating tot die amateurbande onderkant 30MHz bespreek. Ook op die agenda is die harmoniseering van die 7MHz amateur- n uitsaaitoewysings.

ARRL SE STANDPUNT OOR DEEL 15 TREK VUUR VAN DIE INDUSTRIE

'n ARRL-uitdaging oor die FCC se outoriteit om Deel 15 ongelisieerde werking van radiotoerusting wat steuring mag veroorsaak by gelisensieërde toerusting toe te laat, het sterk teenkanting van die industrie uitgelok. Die lys van die wat teenkommentaar gelewer het sluit verskeie vervaardigers van ongelisensieerde apparaat en ander industriereuse, insluitende Apple Computer en Microsoft in. Party industrie-opponente beweer dat die ARRL deel 15 geheel en al wil skrap en dit sou die lisenseering van alle individuele apparatuur soos garagedeur- oopmakers en koordlose fone noop. ARRL Algemene Raadslid Chris Imlay, W3KD sê dat die industriekommentators heeltemaal verkeerd is. Die industrie- aanval kom in direkte reaksie oor die ARRL se "Petition for Reconsideration" in 'n aksie om Deel 15 te wysig om die sertifisering toe te laat van ongelisensieerde, Deel 15 toerusting in die 24,05 tot 24,25 GHz band met veldsterktes van tot 2500mV/m. Die FCC het oorspronklik in 1998 voorgestel dat 24GHz Deel 15 toerusting by verhoogde veldsterktes toegelaat word soos deur Sierra Digital Communi-

cations aangevra. Die ARRL wil hê dat die FCC 'n deel van sy Bevel wat die Kommissie se jurisdiksie om ongelisensieerde RF-toerusting wat beduidende steuringspotensiaal het op gelisensieerde apparaat, om te keer. Die Liga het soortgelyke betogings gemaak in twee onlangse reëlmakende vergaderings , met die argument dat die FCC die konsep van ongelisensieerde apparaat ver buite die bedoeling van die Kommunikasiewet neem. Amateurradio het primêre gebruik tussen 24,0 en 24,05 GHz en sekondêr op die res van die band. Die AO-40 satelliet sluit baken-, digitale en analoogsenders in die omgewing van 24,048 GHz in. die hele 24,0 tot 24,25 GHz-band is toegewys aan die gebruik deur Industriële, Wetenskaplike en Mediese apparaat(ISM). Benewens Amateurradio is die 24.05 tot 24,25 segment op 'n sekondêre basis toegewys aan Private AardMobiele RadioDienste en vir Aardverkennings satelliete. Die band is naasliggend aan frekwensies wat toegewys is aan Aardverkenning en Radioastronomie en Digitale Elektroniese Boodskapdienste (DEMS).

RSGB "FOUNDATION" LISENSIE GEWILD

Die "Radio Society of Great Britain" se President Bob Whelan G3PJT sê die nuwe "Foundation" klas toegangsvlaklisensie in die VK is 'n groot sukses. Sedert die lisensie op 1 Januarie in werking getree het, het dit 700 nuwe amateurs in die VK aangetrek waarvan 250 onder die ouderdom van 21 jaar is, het Whelan gesê. Die res van die 2500 lisensiehouers is die wat van slegs BHF-voorregte opgegradeer het om beperkte toegang tot die HF-bande te verkry. "Dit is interessant dat daar 'n goeie weerklank gevind is by skole, die Padvinders, die"Guides" en alle organisasies van jongmense en dit lyk vir ons dat vir die eerste keer daar 'n verandering in die voorspoed van die Amateurwese in die VK kom," het Whelan gesê. Die "Foundation" lisensie het die HF-bande meer toeganklik gemaak vir nuwelinge asook die Klas B BHF-alleenlik, "kodelose" lisensies. Om aan die huidige Internasionale Radioregulasies te voldoen moet aplikante Morsekode bedrewendheid bewys deur 'n sogenaamde "Morse assessment" te voltooi. Die met 'n Klas B lisensie hoef slegs die "assessment" te voltooi om te kwalifiseer vir die "Foundation" lisensie. Aplikante werk saam met 'n Morse-dosent en daar is geen Morse-spoed vereiste nie. Die wat die toets aflê kry 'n afskrif van die Morse-alfabet en "koderings" en "dekoderings" inligtingsstukke. Om die toets te voltooi moet applikante 'n teks van tot 30 karakters in QSO-formaat ontvang. Hulle mag tot die Morse- elemente neerskryf en later dekodeer deur gebruik te maak van die inligtingsstukke. Die sendtoets behels die send van 'n vooraf bereide teks in 'n formaat soortgelyk aan die van die ontvangsdeel. Die RSGB sê dat die toets ongeveer 30 minute neem. Persone wat die "Foundation" lisensie het, het toegang tot alle bande tussen 136kHz en 440MHz –met die uitsondering van die 10 meterband – en die gebruik van GG, SSB of digitale modusse. Lisensiehouers mag werk met 'n uitset van 10W met die gebruik van kommersieel vervaardigde apparaat of "behoorlik ontwerpte" kommersiële boustelle. Hierdie bulletin is saamgestel deur Gustav, ZS6BWN en gelees deur vanuit as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister.

’n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg. Die net van die President van die SARL is Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug. U het geluister na ZS6SRL, dankie u dat u by ons aangesluit het Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe. Totsiens almal. /EX